148

# PSALM 148

Prys uit die he - mel - le die Heer

gee, eng - e - le, aan Hom die eer.

Prys, son, prys, maan, en prys Hom, ster,

die he - mel - we - sens hoog en ver.

1 2 3 4 5 6 7 8 9

X Lied :

2.

Deur net 'n enkel woord te sê,

is wat bestaan reeds vasgelê.

Georden is op sy bevel

die dinge in hul plek gestel.

3.

Geen enkel ding in die heelal

sal uit sy vaste hegting val.

Loof Hom, want binne sy bestek

het elke ding sy grens en plek.

4.

Juig, dinge in die atmosfeer,

sing halleluja, loof die Heer:

Die seedier en die oseaan,

die sneeu en wolk wat Hom verstaan.

5.

Die berg en hemel respekteer

al die bevele van die Heer;

gehoorsaam, julle, God se taal.

Loof Hom en prys Hom, weerlig, hael.

6

6. Die bo - me wat die ber - ge sier,
die vrug - te - boom, die wil - de dier,
en als wat kruip, wat vlieg, wat spring,
sal mee - ge - voer hul lof - lied sing.

7.

Loof, volke, heersers, regters saam,

loof, jonges, oues, God se Naam,

loof Hom, want in sy majesteit

heers Hy oor alles wyd en syd.

8.

Laat ons dit in ons lof vertel:

Hy het sy volk in eer herstel.

Aan hulle het Hy mag gegee,

sy volk het Hy met roem beklee.

9.

Kom prys die Heer met dankbaarheid.

Prys Hom in al sy majesteit.

Die volk wat naby aan Hom staan,

hef hoog 'n halleluja aan.